SUID-AFRIKAANSE RADIOLIGA NUUS VIR SONDAG 25 SEPTEMBER 2022

Goeie môre en welkom by die weeklikse nuus uitsending van die Suid-Afrikaanse Radioliga, gelees deur ______________________________________ (jou naam, roepsein en QTH)

Die Suid-Afrikaanse Radioliga saai elke Sondag nuus bulletins uit in Afrikaans sowel as Engels om 08:15 en 08:30 Sentraal Afrika Tyd onderskeidelik op HF sowel as op verskeie BHF- en UHF-herhalers. Hierdie uitsendings word ook via Echolink herlei deur Johan, ZS6JPL. Die oudio bulletins kan afgelaai word vanaf die Liga se webwerf by www.sarl.org.za, terwyl die teks bulletins by https://sarlnewsbulletin.wordpress.com/ afgelaai kan word. Om by die Mailchimp bulletin e-poslys aan te sluit, stuur 'n e-pos aan die SARL Sekretaris.

In die Nuus vandag:

DIE ZS1 QSO PARTYTJIE VANMIDDAG

VOORGESTELDE VOLGENDE GENERASIE RADIOFREKWENSIE SPEKTRUM BELEID

en

DIE EERSTE 40 MHZ ESB KONTAK TUSSEN VK EN SUID-AFRIKA

Bly ingeskakel vir meer inligting oor hierdie en ander interessante nuus items.

DIE ZS1 QSO PARTYTJIE VANMIDDAG

Die laaste provinsiale QSO Partytjie vir die jaar is vanmiddag op die lug. Die ZS1 QSO Partytjie sal vanmiddag van 14:00 tot 15:00 UTC plaasvind met die doel vir stasies buite die Wes-Kaap om soveel as moontlik ZS1-stasies te werk! Die kompetisie is 'n GG en foon aktiwiteit, let asseblief daarop dat 7 100 tot 7 130 MHz 'n kompetisie vry segment is. Die uitruiling is RS of RST verslag en jou provinsiale of land afkorting. Dien jou Excel-logstaat teen 21:59 UTC teen Vrydag 30 September 2022 in by zs1ct@ctarc.org.za. Blaai na bladsy 40 van die 2022 Blou Boek vir al die inligting.

DIE SANDTON KRAGUUR TEGNIESE PRAATJIE OP 29 SEPTEMBER

Jy word daaraan herinner dat die volgende Sandton ARK Kraguur Tegniese Praatjie vanaf 19:00 SAT op Donderdagaand 29 September sal plaasvind, inroep sal om 18:45 begin. Die onderwerp is "Gebruik die Maan as 'n tafeltennis vriend" of soos dit meer algemeen bekend is, EME, Aarde Maan Aarde of Maan bons. Ons spesiale gas is Pine, ZS6OB, die eerste persoon in Afrika en tweede persoon in die Suidelike Halfrond wat 'n DXCC op 144 MHz met EME behaal het. Koppel aan hierdie baie interessante gesprek op die 145 700 herhaler of via EchoLink ZS6STN-R.

VOORGESTELDE VOLGENDE GENERASIE RADIOFREKWENSIE SPEKTRUM BELEID

Die Minister van Kommunikasie het onlangs die konsep volgende generasie frekwensie beleid gepubliseer en het kommentaar gevra. Amateur radio word terloops genoem. Dit is op 6 September in die Staatskoerant gepubliseer met 'n finale datum vir kommentaar binne 30 werksdae.

Die SARL bestudeer tans die dokument vir geleenthede om die sigbaarheid van amateur radio te verhoog deur die bydrae wat amateur radio maak tot tegnologiese vooruitgang en sy bydrae tot die kennis-ekonomie van Suid-Afrika te beklemtoon. Jy word uitgenooi om die beleid te bestudeer en insette te lewer. Stuur jou insette na artoday@sarl.org.za en secretary@sarl.org.za teen 28 September 2022. Die konsepbeleid sal vanaf vandag, Sondag 25 September, op die SARL-web beskikbaar wees.

GOEIE AMSAT SA SIMPOSIUM VIDEOS

Die eerste paar videos van aanbieding by die AMSATSA Ruimtesimposium is nou op YouTube beskikbaar. Besoek www.amsatsa.org.za en klik op die toepaslike skakel. Vir nuwelinge by satelliete sal die aanbieding deur Hennie Reeder, ZS6ALN jou in die regte rigting wys om die meeste van jou dubbelband-handradio en die AMSATSA Yagi te kry. Daar is ook 'n skakel na sy PowerPoint-aanbieding wat 'n breinkaart insluit. Meer van die video's sal gedurende die volgende week bygevoeg word.

Jy luister na nuus uitsending van die Suid-Afrikaanse Radioliga.

DIE EERSTE 40 MHZ ESB KONTAK TUSSEN VK EN SUID-AFRIKA

Die Southgate ARC Nuus berig dat Paul, G7PUV 'n video getwiet het van sy 40 MHz ESB-kontak met Willem, ZS6WAB in Polokwane, Suid-Afrika. Op Saterdag 17 September 2022 het Paul hierdie getwiet oor sy Trans Ekwatoriale Voortplanting kontak, "In kontak met Willem, ZS6WAB vroeër vanmiddag via TEP op 40 MHz en die eerste ZS-G-kontak wat ESB gebruik."

In Suid-Afrika mag die 40 MHz (8 m)-band deur ZS- en ZR-lisensiehouers gebruik word. Radioamateurs het 'n primêre toewysing van 40,675 tot 40,685 MHz en kan 'n maksimum van 10 Watt ERP gebruik deur masjien gegenereerde modusse vir voortplanting studie te gebruik. (OKOSA Kennisgewing 890 van 2008).

KOMPETISIE NUUS

Die tweede been van die Antieke Draadloos Vereniging Buis QSO Partytjie vind op Saterdag 1 en Sondag 2 Oktober plaas. Dit is 'n slegs foon kompetisie met AM en ESB op 40 en 80 meter. Die AM QSO Partytjie is vanaf 13:00 tot 17:00 UTC op Saterdag 1 Oktober en die ESB QSO Partye is vanaf 13:00 tot 17:00 UTC op Sondag 2 Oktober. Die uitruiling is jou roepsein, 'n RS-verslag, 'n opeenvolgende reeksnommers wat by 001 begin en die tipe radio wat jy gebruik. Die logstate moet teen 21:59 UTC op Vrydag 7 Oktober by andyzs6ady@vodamail.co.za ingedien word. Kry die reëls op bladsy 37 van die 2022 Blou Boek.

Die tweede been van die SARL 80 m QSO Paartjie sal op Donderdag 6 Oktober van 17:00 tot 19:00 UTC op die lug wees. Onthou dat die segment 3 651 tot 3 700 kHz kompetisie vry is. Die uitruiling is 'n RS-seinverslag en jou roepsein en naam. Logstate in MS Excel-formaat ALLEEN moet ingedien word teen 21:59 UTC op Dinsdag 11 Oktober per e-pos aan louis.zs5lp@gmail.com en zs5durbanarc@gmail.com. Die reëls kan op bladsy 39 van die Blou Boek gevind word.

Vier-en-twintig logstate is ontvang vir die 80 m-klub kompetisie wat op 14 September gehou is.

Klub kompetisie

1ste die Wesrand ARK – 568 punte

2de die Noord-Kaap ARK – 489 punte

3de die Sandton ARK – 78 punte

Individueel

1ste Gerhard, ZS3TG – 106 punte

2de Veronica, ZR6TVK - 94 punte

3de Romeo, ZS6ARQ - 88 punte

KLUB NUUS

Die Oos-Rand Radioklub snuffelmark begin om 10:00 SAT op Saterdag 1 Oktober en hou aan tot 12:45. Om 13:00 hou die Klub hulle AJV. Om van ‘n tafel of om uit jou motor se kattebak te verkoop, kos R20-00 - betaalbaar op die dag. Sien jou by die Klubhuis in Ebenezerstraat, Arrowepark Padvindergronde in Benoni. Stuur asseblief 'n e-pos aan die Klub by zs6erb@gmail.com indien jy navrae het of 'n tafel of motor kattebak wil bespreek.

Twee Klubs het op Saterdag 17 September hul AJVs gehou. Die lede van die Midlands ARK het die volgende lede tot die komitee verkies.

Voorsitter: Koos, ZS5KDK

Ondervoorsitter en tesourier: Mike, ZS5BGV

Sekretaris: Bruce, ZS5TG

Skakeling: Craig, ZS5CD

Gebeure: Max, ZS5MAX en Willem, ZS5WA

Vergaderings: Marjoke, ZS5V

Webwerf: Mike ZS5ML

Bykomende lid: Shaun ZR5S

By die Boland ARK is die volgende lede tot die komitee verkies.

Voorsitter en Tesourier: Rassie Erasmus, ZS1YT

Sekretaris: Lee Bezuidenhout, ZS1GWL

CQ Boland en webtuiste: Marius Lubbe, ZS1ML

Tegnies en RAE: Jannie Kirsten, ZS1JFK

Kompetisies en geleenthede: Emil Böhme, ZS1XB

Jeug en RAE: Francois Wooding, ZS1FR

Bykomende lede

BARK Facebook-blad: Johan Le Roux, ZS1RX

BARK-verteenwoordigers by die Wes-Kaapse Herhalerwerkgroep: David De Kock, ZS1DDK en Rassie Erasmus, ZS1YT.

Die Boland Klub bedank ook die volgende lede vir hul jare lange diens op die komitee - Conradt Esterhuysen, ZS1ES - 9 jaar; David De Kock, ZS1DDK – 7 jaar; Mike Kellett, ZS1TAF en Andre Shaw, ZS1AN – 5 jaar en Christo Bock, ZS1BOK – 3 jaar.

HF VOORTPLANTINGSVOORSPELLING

Hannes Coetzee, ZS6BZP, berig dat die verwagte sonaktiwiteitsvlak laag tot gematig gaan wees. Tans is daar 5 sonvlekke met eenvoudige tot gevorderde magnetiese samestellings sigbaar. Daar is 'n hoë waarskynlikheid vir die voorkoms van C-klas fakkels en 'n lae moontlikheid van M-klas sonfakkels. Diegene wat hulle eie frekwensievoorspellings wil doen, kan 'n verwagte effektiewe sonvlektelling van 76 vir die week gebruik. Radio amateurs kan veral laatmiddag goeie DX openinge op die 10 tot 30 m bande verwag. Besoek gerus die webtuiste spaceweather.sansa.org.za vir meer inligting.

Nou die dagboek van gebeure vir die volgende paar weke:

25 September – die ZS1 QSO Partytjie

25 tot 27 September - Rosh Hashanah

28 September – die sluitingsdatum vir die konsep kommentaar op die volgende generasie frekwensie beleid

29 September – die Sandton ARK Krag Uur

30 September – die skole sluit en die sluitingsdatum vir ZS1 logs

1 Oktober – die AWA Buis AM QSO Partytjie, die Oos-Randse snuffelmark en AJV en Internasionale Koffie dag

2 Oktober – die AWA Buis SSB QSO Party

4 en 5 Oktober - Yom Kippur

6 Oktober – die SARL 80 m QSO Partytjie

7 Oktober – die sluitingsdatum vir AWA-logstate

7 en 8 Oktober – die Draconids Meteoor Reën

8 Oktober – die SARL Lente QRP-kompetisie

Om die bulletin mee af te sluit, ‘n opsomming van ons hoof berig:

Die laaste provinsiale QSO Party vir die jaar is vanmiddag op die lug. Die ZS1 QSO Party sal vanmiddag van 14:00 tot 15:00 UTC plaasvind met die doel vir stasies buite die Wes-Kaap is om soveel as moontlik ZS1-stasies te werk! Die kompetisie is ’n GG en foon aktiwiteit. Voordat die kompetisie begin, blaai na bladsy 40 van die 2022 Blou Boek vir al die inligting.

Dit bring ons aan die einde van hierdie bulletin.

Die Suid-Afrikaanse Radioliga se nuus diens nooi klubs en individue uit om nuus brokkies van belang vir radio amateurs en kortgolf luisteraars in te dien. Plaas nuus berigte indien moontlik, in beide Engels en Afrikaans op die Suid-Afrikaanse Radioliga webtuiste onder die ’news inbox’ skakel nie later as die Vrydag wat die bulletin datum vooraf gaan nie.

Luister elke Sondag oggend om 10:00 Sentraal Afrika Tyd na ”Amateur Radio Today.” Daar is herleiding op 7 082 kHz laer syband deur Louis ZS5LP en verskeie herleidings op BHF en UHF frekwensies regoor Suid Africa. ’n Heruitsending deur Andy ZS6ADY vind op Maandae aande om 19:30 Sentraal Afrika Tyd op 3 620 kHz plaas.

Ons ontvang graag jou sein rapporte, kommentaar en voorstelle, stuur ’n e-pos aan artoday@sarl.org.za.

Jy het geluister na ’n nuus uitsending van die Suid-Afrikaanse Radioliga, geskryf deur Dennis Green, ZS4BS, geproeflees deur Deon, ZS1ZL en gelees deur ....................................

Van die Nuusspan, die beste wense vir die week vorentoe.